SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 28 MAART 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

HERNU NOU JOU AMATEUR RADIO LISENSIE OP DIE OU STELSEL

DIE TOEKOMS VAN AMATEUR RADIO

en

DIE 80 M QSO-PARTYTJIE EN DIE RADAR-UITDAGING IN HIERDIE WEEK

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

HERNU NOU JOU AMATEUR RADIO LISENSIE OP DIE OU STELSEL

Die SARL het Vrydagmiddag met die uitvoerende hoof van OKOSA, Willington Ngwepe en ander senior bestuurders vergader en verskeie kwessies rakende die hernuwingsproses van amateur radio lisensies bespreek. Daar is duidelik gemaak dat die ou stelsel vir die betaling van jou lisensie steeds van toepassing is en amateurs word aangemoedig om hul lisensie te betaal soos voorheen met 'n EFT-betaling aan die OKOSA Nedbank-rekening, met hul roepsein en lisensienommer duidelik op die EFT aangedui. Die sperdatum bly 1 April 2021. Maak die EFT-betaling vandag of besoek jou bank Maandag om die betaling te maak. Die fooie en bankbesonderhede is op die SARL-web by www.sarl.org.za. Onthou jou Klub-roepsein en die Klub se herhalers.

Die proses om jou lisensie op die nuwe stelsel te registreer, is 'n afsonderlike proses met die huidige sperdatum van 1 Mei 2021. Die Uitvoerende Hoof stem egter saam dat OKOSA so spoedig moontlik gedetailleerde riglyne moet beskikbaar stel. Na publikasie van die gedetailleerde riglyne, sal hy dit oorweeg om die Mei sperdatum te verleng. Mnr Ngwepe het gesê dat dit onredelik is om van lisensiehouers te verwag om die nuwe stelsel te navigeer sonder behoorlike inligting oor hoe om dit te doen. Daar is ook duidelik gemaak dat 'n afskrif van die lisensie of 'n vorige OKOSA-rekening opgelaai kan word indien 'n HAREC-lisensie, RAE-sertifikaat en 'n HF-assessering sertifikaat nie beskikbaar is nie.

Tydens die uurlange virtuele vergadering is baie van die ander sake op die agenda nie bespreek nie. ’n Verdere vergadering word na die Paasnaweek gehou. Die kwessie van tipe goedkeuring is egter kortliks bespreek. OKOSA het bevestig dat konsep-tipe goedkeuringsregulasies volgende week in die Staatskoerant gepubliseer sal word. Die uitvoerende hoof het die SARL versoek om die konsep te bestudeer en kommentaar in te dien.

Na verwagting sal die konsepregulasie aandag gee aan sommige van die probleme wat radio amateurs ervaar. Die SARL sal die konsepregulasies publiseer wanneer dit ontvang word en ’n aanlyn werkswinkel reël om insette te kry van die radio amateur gemeenskap.

DIE SARL 80 M QSO PARTYTJIE OP 1 APRIL

Die populêre SARL 80 m QSO Partytjie is op die lug vanaf 17:00 tot 20:00 UTC (19:00 tot 22:00 SAT) op Donderdag 1 April. Dit is ‘n foon alleen kompetisie en die uitruiling is jou roepsein, ‘n RS verslag en jou naam. Jy verdien 10 punte vir elke kontak met ‘n Suid-Afrikaanse stasie en 15 punte vir ‘n kontak met ‘n stasie buite Suid-Afrika. Logstate in MS Excel formaat alleen moet teen 23:59 op Dinsdag 6 April 2021 ingedien word per e-pos aan louis.zs5lp@gmail.com en zs5d@durbanarc.org.za. Die reëls is op bladsy 92 van die 2021 Blouboek.

DIE TOEKOMS VAN AMATEUR RADIO

IARU Streek 1 het begin met die voorbereidings vir ’n werksessie om na die toekoms van amateur radio te kyk. Die IARU Streek 1 vra: ”Wat is amateur radio vandag?”, ”Hoe verander dit?”, ”Waar is die amateurs van more?”, ”Hoe sien ander amateur radio?” en ”Wat moet ons doen vir die toekoms?”

Op Woensdag 24 Maart het IARU Streek 1 UK saam met sy lid verenigings begin voorberei met ’n werkswinkel wat fokus op die toekoms van amateur radio. Die boodskap wat in hierdie sessie gedeel word, is duidelik. IARU-verenigings verloor lede; die verlies aan lede in sommige verenigings die afgelope tien jaar is opmerklik, selfs met ’n goeie eksamen rekord. Hierbenewens word persone in leiers rolle in hierdie verenigings ouer. Nie alle lid verenigings het top span lede onder die ouderdom van 35 jaar nie.

Die IARU Streek 1 Uitvoerende Komitee het gemeen dat dit tyd is vir verandering, ons moet voortgaan om saam te werk en die huidige tendense te verander. Ons moet ons denke en werkswyse herfokus.

Die werkswinkel ”die toekoms tegemoet te gaan” word beplan om in Oktober 2021 hopelik in Novi-Sad, Serwië, aangebied te word deur SRS, die Serwiese amateur radio vereniging. ’n Virtuele alternatiewe werkswinkel sal ook voorberei word.

Jy luister na ’n nuusbulletin van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

HAM RADIO FRIEDRICHSHAFEN GEKANSELLEER

Met vermelding van die ”huidige ontwikkelinge rakende die verspreiding van

Covid-19" en die "onsekerhede in die reis sektor," het die Messe Friedrichshafen op 26 Maart aangekondig dat Ham Radio nie op 25 - 27 Junie soos beplan plaasvind nie. Weereens reël die DARC 'n aanlyn-geleentheid; gedetailleerde inligting word mettertyd verwag.

KOMPETISIE NUUS

Die eerste RaDAR-uitdaging van 2021 vind op Saterdag 3 April plaas en jy kan die vier ~~uur~~ ure kies wat jy aktief wil wees tussen 00:00 UTC en 23:59 UTC (02:00 en 01:59 SAT). Jy mag al die amateur bande insluitend kruisband kontakte via amateur radio satelliete gebruik met GG, ESB, FM of enige wettige amateur radio digitale modus. Die WARC-bande is ingesluit. Die uitruiling is jou roepsein, jou naam, 'n RS(T) verslag en jou ruitvierkant - 'n 6-syfer ruitvierkant is goed, maar 'n 8 of 10 syfer word verkies. Logstate moet teen 23:59 SAT op Donderdag 8 April 2021 ingedien word per e-pos na edleighton@gmail.com. Blaai na bladsy 101 in die 2021 Blouboek vir die reëls.

Twee en dertig logstate is ontvang vir die SARL Nasionale Velddag wat op 13 en 14 Maart gehou is. Ongelukkig is twee logstate ses dae na die sluitingsdatum ontvang.

Klas A: Multi-operateur Veldstasie

1ste Wesrand ARK, ZS6WR - 257 186 punte

2de die Sandton ARK, ZS6STN - 163 466 punte

3de die Highway ARK, ZS5HAM - 101 294 punte

Klas B: Multi-operateur Veldstasie QRP

1ste die Mooirivier ARK, ZS6MOI - 21 470 punte

Klas C: Enkel-operateur Veldstasie

1ste Schalk, ZS1LL - 163 250 punte

2de Hugo, ZS6HP - 64 850 punte

Klas D: Enkel-operateur Veldstasie QRP

1ste Johan, ZS4DZ - 49 010 punte

Klas F: Agterplaas stasies

1ste Nick, ZS1N - 120 050 punte

2de David, ZR6DM - 29 450 punte

3de Johan, ZS6JBZ - 7 560 punte

Klas G: Algemene stasies

1ste die Port Elizabeth ARV, ZS2PE - 18 650 punte

2de Theunis, ZS2EC - 10 770 punte

3de Kobus, ZS6BOS - 7 560 punte

Dertien logstate is ontvang vir die SARL BHF/UHF Analoog-kompetisie wat op 13 en 14 Maart gehou is. Dit was die eerste kompetisie wat die nuwe reëls gebruik het.

Veldstasie

1ste Christo, ZR6AUI - 48 378 punte

2de die Wesrand ARK, ZS6WR - 8 144 punte

Basisstasie, enkele operateur

1ste Carl, ZS6CBQ - 47 375 punte

2de Pierre, ZS4PF - 25 222 punte

3de Michael, ZR4MF - 20 424 punte

Agt en dertig logstate, wat 552 QSOs toon, is ontvang vir die tweede SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop wat op 18 Maart gehou is. Die organiseerders kan nie verantwoordelik gehou word vir die voortplantings toestande nie.

1ste Wesrand ARK - 808 punte

2de die Boland ARK - 310 punte

3de die Bo-Karoo ARK - 256 punte

1ste Romeo, ZS6ARQ - 114 punte

2de Kobus, ZS6BOS - 83 punte

3de Hugo, ZS6HP - 81 punte

4de Nick, ZS1N en Hans, ZS6KR - 78 punte elk

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 'n paar sonvlekgroepe met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar word nie sonfakkelaktiwiteit voorspel nie. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van een vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral laatmiddag goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag - Die CQ WPX ESB-kompetisie

30 Maart - die Secunda ARK-vergadering

31 Maart – die April Radio ZS beskikbaar vir aflaai

1 April - die SARL 80 m QSO Partytjie

2 April - Goeie Vrydag

3 April - die RaDAR Uitdaging

5 April - Gesinsdag

10 April - Herfs QRP-kompetisie

17 April - die SARL Virtuele AJV

18 April - die Wêreld Amateur Radio Dag

Ter afsluiting van ons bulletin, 'n samevatting van ons hoofnuus item

Die SARL het Vrydagmiddag met die uitvoerende hoof van OKOSA, Willington Ngwepe en ander senior bestuurders vergader en verskeie kwessies rakende die hernuwingsproses van amateur radio lisensies bespreek. Daar is duidelik gemaak dat die ou stelsel vir die betaling van jou lisensie steeds van toepassing is en amateurs word aangemoedig om hul lisensie te betaal soos voorheen met 'n EFT-betaling aan die OKOSA Nedbank-rekening, met hul roepsein en lisensienommer duidelik op die EFT aangedui. Die sperdatum bly 1 April 2021. Maak die EFT-betaling vandag of besoek jou bank Maandag om die betaling te maak. Die fooie en bankbesonderhede is op die SARL-web by www.sarl.org.za. Onthou jou Klub-roepsein en die Klub se herhalers.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZS2B, geredigeer deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.